# Quechua

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

*Hierdie artikel handel oor die taal. Vir die etniese groep, sien Quechua (volk).*

**Quechua** (*Runa simi*) is die belangrikste inheemse taal van Suid-Amerika wat deur sowat 10 miljoen mense in die Andesstreek van Argentinië, Bolivië, Chili, Colombia, Ecuador en Peru gepraat word. Dit word veral deur die Quechua gepraat en vorm saam met Aymara, Guaraní en Spaans die amptelike tale van Bolivië, saam met Spaans van Ecuador asook saam met Aymara en Spaans die amptelike tale van Peru. Daarbenewens was Quechua die amptelike taal van die uitgestrekte Inka-ryk en die uitbreiding van dié taal het met die uitbreiding van dié ryk gepaard gegaan.



Verspreiding van Quechua-dialekte

Quechua word oorwegend in die noorde van Argentinië, in die suide van Bolivië, in die buitenste noorde van Chili, in die buitenste suide van Colombia, in Ecuador en Peru gepraat. Quechua bevat die vier dialekte I (Sentraal), II-A (Noord-Peruaans), II-B (Noordelik) en II-C (Suidelik). Dit vorm sy eie taalfamilie. Sommige taalkundiges groepeer Quechua saam met Aymara onder die Quechumara-tale, hoewel dit algemeen betwis word. Die ooreenkomste in woordeskat en 'n paar opvallende strukturele ooreenkomste word aan lenings en langtermyn plaaslike kontakte toegeskryf.

| **Quechua**<br>***Runa simi*** | |
|---|---|
| Gepraat in: | Argentinië<br>Bolivië<br>Chili<br>Colombia<br>Ecuador<br>Peru |
| Totale sprekers: | 10 miljoen[1] |
| Rang: | 69 |
| Taalfamilie: | Amerikaans<br>**Quechua** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Bolivië<br>Ecuador<br>Peru |
| Gereguleer deur: | *geen* |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `qu` |
| ISO 639-2: | `que` |
| ISO 639-3: | `que (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=que)` |



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

## Sien ook

- Inheemse tale van die Amerikas

## Verwysings

1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Quechua" (http://www.ethnologue.com/language/que) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200407250 0/https://www.ethnologue.com/language/que) vanaf die oorspronklike op 4 April 2020. Besoek op 1 April 2018.

## Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Quechua.
- (en) "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Quechuan" (https://www.ethnologue.com/subgroups/quechuan). Ethnologue. Besoek op 1 April 2018.
- (en) "Quechuan languages" (https://www.britannica.com/topic/Quechuan-languages). Encyclopædia Britannica. Besoek op 1 April 2018.

*Hierdie artikel oor 'n taal, taalgroep of taalfamilie is slegs 'n saadjie. Jy kan help deur dit uit te brei (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Quechua&action=edit).*

| | |
|---|---|
| **Normdata** | BNF: cb11949781m (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb11949781m) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb11949781m) · GND: 4133214-3 (https://d-nb.info/gnd/4133214-3) · LCCN: sh85109790 (https://id.loc.gov/authorities/subjects/sh85109790) · NDL: 00575996 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00575996) |